# PSALM 36



Só wil die god - de - lo - se wees:
Wie oor hom-self net vlei - taal praat,



Voor God kom staan hy son - der vrees
praat kwaad van hul - le wat hy haat.



en hy ver-werp wat reg is.
Hy kies die pad wat sleg is.

1b



Kwaad - wil - lig is dit wat hy sê,



be - dink dit selfs as hy gaan lê.



Hy kom teen God in op - stand.

1c

In al - les wat hy doen of laat,

laat hy hom voor-sê deur die kwaad.

Dit voer in hom die oor - hand.

2.
Hoog *bo die wolk en berg*, *o* Heer,
ver *reik tot in die hemels*feer
u *liefde, trou en* regspraak.
Geen *plek is vir U afg*eleë.
Selfs *in die dieptes van die* see,
selfs *daar geld nog u* aanspraak.

2b

Vir mens en dier, Heer, is U goed.
U goedheid is 'n watervloed.
Uit U ontstaan die lewe.
U is dit wat ons onderhou.
Hoe kosbaar is u huis, u trou,
u lig wat ons omgewe.




3.
Laat, Heer, u liefde by hul bly,
by hulle wat u Naam bely,
wat U erken, u Naam vrees.
Gun die opregtes, Heer, u trou.
As U van hul u hulp weerhou,
wie sal oor hul begaan wees?

3b.

Laat *skyn oor ons u aang*esig:
Ons *sien slegs in u lig die* lig.
Laat *my nie onder*gaan nie.
Die *trotse ongeregti*ges,
hul *sal bly lê net waar hul* is
en *nooit weer op kan* staan nie.